SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 12 JUNIE 2005

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die SuidAfrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

DIE SARL IS NOU DIE NASIONALE LIGGAAM VIR AMATEURRADIO

SUID-AFRIKA SE PRESIDENT GAAN VIA AMATEURRADIO OP JEUGDAAG PRAAT

GAREC 2005 VIND HIERDIE WEEK PLAAS

INTEGNET KYK NA DIE TOEKOMS VAN TEGNOLOGIE

LUISTER NA AMATEURRADIO SONDER 'N RADIO

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675 2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

SARLnuus maak staat op nuusinsette van klubs en individue aangaande amateurradioaktiwiteite. Die enigste manier om te verseker dat U berigte Sarlnuus bereik is om dit in die korrekte plek op die webwerf van die SARL nl. www.sarl.org.za/newsinbox.asp te plaas nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Daar is geen waarborg dat u bydrae Sarlnuus sal bereik of in 'n bulletin ingesluit sal word indien dit op enige ander manier, of later as die Donderdag, ingestuur word nie. Indien moontlik doen dit asb. in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede.

DIE SARL IS NOU DIE NASIONALE LIGGAAM VIR AMATEURRADIO

Die Suid-Afrikaanse Radioliga (SARL) is ampetlik deur die Department van Kommunikasie as die Nasionale Liggaam vir Amateurradio aangestel.

Terwyl dit altyd aanvaar is as die nasionale liggaam, het die wysigings tot die radioregulasies, wat vroeër vanjaar gepromulveer is, bepaal dat 'n nasionale liggaam amptelik aangestel moes word. “Terwyl baie dit as 'n formaliteit beskou het, was dit nodig om deur 'n regskundige proses met die Department van Kommunikasies te gaan”, het Graham Hartlett, ZS6GJH, gesê. “Die SARL is baie verskuldig aan Dr Ivy Matsepe-Casaburri en haar department vir die ondersteuning gegee aan amateurradio en die toekomstige ontwikkeling daarvan.”

Volgens die nuwe regulasies sal die SARL nou die opgradering van beperkte lisensies van ZR na ZS kan hanteer.

"Ons het alreeds assessore geregistreer wat bevoeg is om die kandidate te evalueer vir opgradering," het Graham gesê.

Volledige besonderhede oor die opgraderingsproses is beskikbaar op die SARL se webwerf by www.sarl.org.za.

SUID-AFRIKA SE PRESIDENT GAAN VIA AMATEURRADIO OP JEUGDAAG PRAAT

President Thabo Mbeki gaan via amateurradio met jongmense praat tydens die SARL Jeug vir Amateurradio op Donderdag 16 Junie 2005. Die President sal by 'n spesiale SARL-netwerk vanaf 'n uitstalling in Kimberley aansluit. Die Minister van Kommunikasie, Dr Ivy Matsepe-Casaburri, sal hom vergesel. In Johannesburg, sal die Adjunkminister van Kommunikasie, Roy Padayachie teenwoordig wees by die Sci Bona Wetenskapsentrum.

"Dit is die eerste keer dat ons President die betowering van Amateurradio sal ervaar", het Graham Hartlett gesê. "En ons hoop hy dit sal aaneem soos hy die internet aangennem het en dat dit die begin van sy betrokkendheid in ons stokperdjie sal wees."

Die aktiwiteit begin om 09:45. Die President sal om 10:45 by die net aansluit gevolg deur Mark Shuttleworth van 11:00 - 12:00.

Klubs wat stasies in publieke areas soos inkopiesentrums gaan opstel, en wat graag wil deelneem moet hulle volle besonderhede aan armi@sarl.org.za stuur om te verseker dat hulle ingeroep word. 'n Spesiale SARL Presidentsnet word vanaand om 20:00 gehou om reelings te bespreek en klubs wat deelneem in te lig.

Besoek die SARL se webwerf by www.sarl.org.za daagliks vanaf Maandag vir die nuutste nuus. Klubs wat geregistreer het en 'n e-posadres vir kontakte verskaf het sal daagliks die nuutste besonderhede ontvang.

INTEGNET OP 19 JUNIE KYK NA DIE TOEKOMS VAN TEGNOLOGIE

Dr Ian Pearson, die toekomskundige van BT is die gasspreker tydens die Integnet op 19 Junie. Hy gaan gesels oor waarheen elektronika en kommunikasie in die toekoms gaan beweeg. Hy sal vanaf sy huis naby London by die net aansluit.

Die Integnet sal volg na die SARL Presidentsnet. Graham Hartlett, ZS6GJH, sal die nuutste verwikkelings met die Department van Kommunikasie en die aanstelling van die SARL as Nasionale Liggaam vir Amateurradio bespreek.

GAREC 2005 VIND HIERDIE WEEK PLAAS

GAREC 2005, die eerste wêreldwye Amateurradio Noodkommunikasiekonferensie word op 13 en 14 Junie in Tampere, Finland gehou. Francios Botha, ZS6BUU, Nasionale direkteur van Hamnet, sal die SARL verteenwoordig.

Die konferensie is onder die beskerming van Dr Pekka Tarjanne, 'n vorige Sekretaris-General van die ITU. Hans Zimmermann, F/HB9AQS, die IARU Internasionale Koërdineerder vir Noodkommunikasie sal die konferensievoorsitter wees. Verskeie lande se amateurradio noodkommunikkasieorganisasies, insluitend Hamnet, gaan voorleggings maak, asook voorleggings oor betrokkenheid by onlangse groot rampe. 'n Span van die lande wat deur die onlangse tsunami geteister is, gaan ook teenwoordig wees en sal 'n voorlegging maak oor hulle betrokkenheid gesien uit die oogpunt van noodkommunikasie.

BYWONING VAN DIE DRIEJAARLIKSE IARU-KONFERENSIE IS 'N MOET VIR SUID-AFRIKA

Dit is belangrik vir Suid-Afrika om die IARU Streek 1 se konferensie, wat gedurende September in Switserland gehou gaan word, by te woon. Dit is die besluit wat op die onlangse SARL-Raadsvergadering geneem is. Op hierdie stadium is dit nog nie duidelik hoeveel afgevaardigdes die SARL sal stuur nie. "Ideaal behoort ons drie afgevaardigdes te hê ten einde dit moontlik te maak dat die SARL op al drie komiteevergaderings teenwoordig sal wees wat die werklike werk doen tussen die volle openings- en sluitingsvergaderings", het Graham Hartlett, ZS6GJH, gesê. "Dit hang alles af van hoeveel befondsing ons kan bekom. Ons het nou reeds die R13 000 teiken bereik om vir ons jaarlikse lidmaatskap van die IARU te betaal. Die fonds staan tans op R16 241, ons het dus reeds sowat R3 000 beskikbaar ter befondsing van bywoning van die IARUvergadering. Die geskatte koste is ongeveer R12 000 per afgevaardigde.

"Ek het die SA Amateurradioontwikkelingstrust gevra om hul fondsinsamelingpoging voort te sit. Ek bedank almal wat so mildelik tot die fonds bygedra het. U ondersteuning word baie hoog op prys gestel".

"Die vergadering van die IARU Streek 1 sal aandag skenk aan `n aantal belangrike aangeleenthede wat tydens die Wêreldradiokonferensie 2007 bespreek sal word. As die grootste en mees aktiewe vereniging op die Afrikavasteland, het ons`n plig om 'n leidende rol te speel in alle pogings, nie alleen om amateurradio te beskerm nie, maar ook om dit te laat groei", het Graham Hartlett gesê.

Bydraes kan elektronies gemaak word deur oorplasings na rekening 560 142 722 by ABSA Menlyn, takkode 335 645 di. die rekening van die SA Amateurradio Ontwikkelingstrust. Faks asb. die depositostrokie met u besonderhede aan 012 991 5651 of e-pos besonderhede aan saardt@intekom.co.za. Besoek www.amateurradio.org.za vir 'n volledige lys van bydraers.

HET U GEREEL OM DIE SARL RTA 2005 BY TE WOON?

Die SARL se Radiotegnologie-In-Aksie ope dag sal op Saterdag 20 Augustus by die NARS gehou word. Daar sal 'n vlooimark en drie strome lesings plaasvind. Die vlooimark open om 08:30 en die res van die program begin om 10:00. Die toegangsfooi is R20 wat deelname aan die trekking vir bywoningspryse insluit. Die aktiwiteite is vir almal wat in amateurradio en elektronika belangstel sowel

as kortgolfluisteraars. Nooi u vriende om jou by RTA 2005 te ontmoet.

LUISTER NA AMATEURRADIO SONDER 'N RADIO!

As deel van die inisiatief om amateurradio aan nie-radioamateurs bekend te stel, het Magalies Radioamateurklub 'n reuse sprong na die kuberruimte en internet geneem. MRK glo dit is 'n eerste vir 'n radioamateurklub in die RSA.

Vanaf Sondag 5 Junie 2005 word daar op internet 'n intydse audiostroom direk vanaf die 145,750 MRK-herhaler herlei.

Intydse audiostroom verskil van Echolink in die opsig dat toegang via die internet in die publieke domein is, en dat daar net na kommersiële stasies op internet geluister kan word, terwyl Echolink net vir gelisensieerde radioamateurs beskikbaar is. Enige een wat toegang tot 'n rekenaar en internet het, kan nou luister na wat op die MRK-herhaler aangaan.

Enigiemand met 'n rekenaar klik op die webblad www.zs6mrk.org, volg die instruksies en lewendige gesprekke op die MRK 2 m herhaler sal gehoor word.

Die motivering agter die hele plan is dat daar meer rekenaars met internettoegang in huise is as wat daar kortgolfradio's of amateurradio's in huise beskikbaar is.

Deur middel van hierdie skakel bereik MRK 'n aansienlike groter gehoor, en meer spesifiek jongmense en ander belangstellendes.

Die webwerf wat die audio verwerk het 'n "funky" naam, getiteld "Pirateradionetwork". Dit is egter alles behalwe onwettig. Alle programme is wettig voor betaal en word deur internasionale wetgewing gereguleer. Hierdie naam "Pirateradionetwork" pas egter goed in die jongmense se kraal.

ARMI en die Afrikaanse en Engelse SARL-bulletins word ook Sondae op hierdie herhaler herlei. Baie groter gehore kan nou bereik word.

Om dit suksesvol te bedryf sal die Liga en ook MRK asn't ware "agter die deur" moet uitkom en baie meer sigbaar raak. Die persepsie moet verander na een van 'n tegnologie gedrewe gemeenskap, mense weet doodeenvoudig nie van ons bestaan nie.

Natuurlik is dit baie belangrik dat amateurs wat MRK se herhaler gebruik moet omsien na hulle taalgebruik en keuse van onderwerpe vir bespreking baie meer sorgvuldig moet kies. Ydel en bogpraatjies lok doodeenvoudig nie nuwe amateurs nie. Dit is dalk ook die geleentheid vir amateurs om 'n slag die korrekte tydspasies tussen gesprekke te handhaaf en sommer ter selfder tyd hulle radiomaniere af te borsel. Jy mag dalk 'n groot gehoor hê wat saamluister sonder dat jy daarvan bewus is.

Deur hierdie stap te neem glo MRK dat hulle 'n soomlose skakel tussen ons stokperdjie, internet en beskikbare tegnologie kan saamsnoer tot voordeel van alle radioamateurs in die geheel. Ons nooi een en almal uit om dit wyd en syd te verkondig!

SUIDER-AFRIKAANSE PSK-KOMPETISIE

Op Sondag 26 Junie 2005, sal die Lichtenberg ARK die eerste Suider-Afrikaanse PSK-kompetisie aanbied. Die kompetisie is oop vir alle radioamateurs in Suider-Afrika en sal vanaf 13:00 UTC tot 16:00 UTC op die lug wees. Die kompetisie vind plaas op die 80, 40 en 20 meterbande.

Daar is twee kategorieë vir deelname, enkeloperateur, alle bande, hoëkrag (21 - 100 watt) en enkeloperateur, alle bande, laekrag (20 watt of minder). 'n RST-verslag en die reeksnommer word uitgeruil. Kontakte tussen stasies in dieselfde roepgebied tel 1 punt, kontakte tussen stasies in verskillende roepgebiede tel 3 punte en kontakte met DXstasies tel 0,5 punte. Logstate moet binne 14 dae na afloop van die kompetisie per pos aan LARK, Posbus 410, Lichtenberg, 2740 gestuur word.

NOG JEUGDAGNUUS

Vir die SARL Jeugdag gaan die Secunda Amateurradioklub, ZS6SRC, 'n stasie by die Goedehoop gemeente se Jeugfees, kermis en basaar oprig. Hulle sal vanaf 09:00 tot 13:00 aktief wees op verskeie amateur bande.

GAUTENG 2 m FM QSO GESELLIGHEID

Logstate vir die Gauteng 2 m FM QSO Geselligheid word nog graag ontvang tot en met 19 Junie 2005. Logstate kan per e-pos gestuur word aan sander@lantic.net, of per pos aan die Pretoria Amateurradioklub, Posbus 73696, Lynnwoodrif, 0040. Uitslae sal gepubliseer word teen die eerste week in Julie.

ZULULAND ARK AJV

Die AJV van die Zululand Amateurradioklub sal op Sondag 17 Julie 2005 te 15 Fairlieweg, Eshowe, KZN plaasvind. Die vergadering sal stiptelik om 12:00 begin, en sal gevolg word deur die tradisionele bring-en-braaigeselligheid om en by 14:00.

DURBAN ARK AJV

Die AJV van die Durban Amateurradioklub is onlangs gehou en die volgende komitee is verkies:

Voorsitter: Louis de Bruin, ZS5LP; Ondervoorsitter: Dave Long, ZS5FR; Sekretaris: Laurie Devereux, ZS5DL; Penningmester: Louis de Bruin, ZS5LP; Lede: Dave Smith, ZS5LPT, Daniel Giraud, ZS5DG, Glen Duffy, ZS5GD en Harry Houlihan, ZS5H.

Die Klub bedank die uittredende komitee vir sy werk, en wens die nuwe komitee voorspoed toe vir die jaar wat voorlê.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Kobus, ZS6KOB, rapporteer dat daar tog lig in die tonnel is dat DX-toestande oor die volgende paar dae mag verbeter - alhoewel toestande oor die algemeen

as swak beskou moet word. Oor die afgelope week was toestande maar baie swak. Daar het wel 'n paar interessante dinge gebeur. Binne 'n week het die sonvlekgetal die hoogte ingeskiet - tot 100 op 9 Junie. Die sonvlekgetal het ook baie gestyg oor die afgelope aantal dae - ek verwag dat dit egter van korte duur sal wees. Op Donderdag was dit 70,6 teenoor verlede week se 46,8. Die son wil egter nie saamspeel nie - daar was bykans geen aktiewe areas op die sonoppervlakte nie. Die goeie nuus is dat toestande vanaf 11 Junie aansienlik mag verbeter, as gevolg van die invloei van koronamassa na die aarde - aktiewe toestande mag voorkom.

ARMI ONTVANGSRAPPORTE

Verlede Sondag is die 16 meterband frekwensiwe van Amateur Radio Mirror International verander na 17 565 kHz. Ontvangsrapporte word versoek en kan gestuur word aan armi@sarl.org.za.

DAGBOEK VAN GEBEURE

16 Junie - SARL - Jeugdag; 26 Junie - Suider-Afrikaanse PSK-kompetisie; 24 Julie - Boland ARK 40 meter kompetisie; 20 Augustus - SARL Tegnologie ope dag.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 SAT te luister na Amateur Radio Mirror International op 17 565, 7 205 en 7 082 kHz en op verskeie herhalers te luister. ‘n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Dennis, ZS4BS en gelees is deur vanuit as ‘n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending sluit nou en SARLnuus wens u ‘n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX